93

# PSALM 93



Met krag om- gord, as Ko-ning, is die Heer.



Hy wat oor al sy maaksels bly re - geer;



Hy het Homself be-klee met ma-jes-teit,



Hy wat re-geer in al - le e - wig- heid.

**2.**

**U aarde *staan onwankelbaar en* vas;**

**u heerskap*py die bly ona*angetas.**

**Van *ouds af* staan u *troon onwankel*baar;**

**van *altyd* af is *U, die* Koning, daar.**

3.

Die baie waters het gedreun, gedruis,

riviere en die see, met groot gebruis.

Maar hoog daarbo is God se troon verhef.

Geen onbestendigheid kan Hom daar tref.

4.
Sy troon daar*bo staan vas en ong*eroer,

ver, hoog bo *die gedreun en* groot rumoer.

Van *daar af* in sy *koninklike* mag

voer *Hy wat* heers oor *die geraas* gesag.

5.
Al u verordeninge staan ook vas.

U bly, U, af wat van altyd af daar was.

En heiligheid versier u huis, o Heer,

U, wat in ewigheid sal bly regeer.